# GEMEENTE VAN DER HOFF




## 80 JAAR
## 1933 - 2013

# Voorwoord

Dit is ons kerklike liturgiese gebruik om elke erediens te begin en te eindig met 'n Goddelike seënbede. So word die fokus aan die begin en einde van elke erediens op God se genade geplaas. Met die samestelling van 'n gedenkalbum soos hierdie kan dit ook nie anders nie. Om oor meer as 80 jaar terug te kyk na Gemeente Van der Hoff se nederige begin in 'n tabakstoor tot by ons nuwe kerkgebou, getuig opnuut van die liefde en genade van God - 'n Lewende God wat getrou aan elke belofte in sy Woord, aan ons die besondere voorreg gee om met Hom in 'n lewende verhouding te staan, en met die krag en talente en gawes wat Hy aan ons toebedeel het, saam te werk tot Sy eer.

Dit sal egter uit die aard van die saak nie moontlik wees om in hierdie gedenkalbum meer weer te gee as net enkele fasette en grepe uit die laaste 80 jaar se geskiedenis nie. Die talle verhale en skrywes in hierdie gedenkalbum getuig waarlik van "*80 jaar van seën*" soos verwoord in die tema van 2014 se basaar. Dit was 80 jaar van Kerk van die Here wees, waar gelowiges kon tuiskom, saam aanbid, saam werk, saam treur, saam lag, saam familie van God wees.

En met die oog gerig op die toekoms sal dit ons bede wees dat dit so kan voortgaan. Dat ons hier, soos verwoord in die inwydingsdiens van 13 April 2014, die woorde van Matteus 11:5b 'n realiteit sal maak. Ons lees daar " ... *en aan armes word die evangelie verkondig*." In die Grieks maar slegs twee woorde, ... en tog vind ons dat dit deur die eeue redelik verskillend vertaal is:

1) Die mees algemene vertaling is "... **aan die armes word die evangelie verkondig.**" of meer eenvoudig soos in die Bybel vir Dowes gestel: " ... **arm mense hoor die goeie boodskap dat Jesus Christus is.**"
2) Die tweede, baie polulêre Engelse vertaling wat sy oorsprong in Geneva het, lees: "... **die armes word geëvangeliseer.**" - met ander woorde hulle hoor nie net die evangelie nie, maar word ook daardeur beïnvloed
3) En dan is daar die interessante vertaling van Wyckliffe: **"The poor have taken to the preaching of the gospel."** of te wel **"Die armes begin self die evangelie verkondig ...**"

Mag God gee dat in lig van hierdie teks, ons gemeente altyd die evangelie aan armes sal verkondig, die goeie nuus dat Jesus die Christus is, en dat ons, wat arm was in sonde, maar in Christus die rykdom van die ewige lewe het, self deur ons optrede alhier, ander sal evangeliseer en die blye boodskap aan hulle bring.

Daarom word hierdie gedenkblad aangebied in nederige dankbaarheid teenoor die lewende Here van ons Kerk, wat deur sy Woord, Gees en genade hierdie gemeente vir meer as 80 jaar in stand gehou en versorg het. Verdere dank is verskuldig aan elke lidmaat wat deur die bestaansjare van ons gemeente hulleself as instrument in God se hand geplaas het, en met hulle Godgegewe talente en gawes, in diens van Sy gemeente gestaan het.

**Mag God die goeie werk wat Hy in ons begin het, enduit volvoer,**
**deur ons al meer te laat toeneem in liefde en fyn aanvoeling,**
**sodat ons dié dinge kan onderskei waarop dit werklik neerkom,**
**en die onbegrensde genade van ons Here,**
**die onmeetlike liefde van God**
**en gemeenskap met die Gees sal ken en ervaar.** *(Ds. J.P. du Preez)*

# INHOUDSOPGAWE

# Klein Was Die Begin ...

Dit is die jaar 1933. Op 'n koue wintersoggend, 29 Julie, gebeur daar iets merkwaardigs: Die gemeente Van der Hoff stig amptelik af van die gemeentes Middelburg en Roossenekal. Hulle besluit op die naam *Van der Hoff*, aangesien die dorp Groblersdal eers in 1938, met die uitbreek van die Tweede Wêreldoorlog, gestig is. Teen 1939 was daar darem al sewe woonhuise, twee winkels en 'n slaghuis!

**Die rol van Ds. Dirk van der Hoff in die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Kerk**

Op 2 September 1814 is in die Hollandse stad Dordrecht, 'n seun gebore wat in sy lewe 'n beduidende rol in die Zuid-Afrikaansche Republiek sou speel. Hy was die tweede seun van 'n winkelier en het in Leiden teologie studeer. Op 6 Mei 1840 lê hy sy proponentseksamen af. Hy trou op 25 Mei 1848 met Anna Maria van Otterloo, ook van Dordrecht.



Dit is bekend dat met die Voortrekkers se vertrek uit die Kaapkolonie, geen predikant wou saamgaan nie. Dit was verstaanbaar, want die Kaapse Kerk het haar fisiese grens as grens van die Kaap Kolonie beskou. Daarby het die Sinode in 1837 die Trek afgekeur.

Die Voortrekkers self het na die beste van hulle vermoë probeer om die openbare godsdiens in hulle midde in stand te hou. Die sendeling, Erasmus Smit, was deel van die Retief Trek, maar die Voortrekkers wes van die Drakensberge was herderloos. In 1842 het Ds. Dawid Lindley van Pietermaritzburg, die Gemeente Potchefstroom gestig. Daar het Ds. P.E. Faure van die Kaapse Kerk die Kerkraad aangeraai om 'n predikant uit Holland te probeer kry. Deur bemiddeling van Prof. U. Lauts, wat 'n groot vriend van die Voortrekkers in Transvaal was, het Ds. Dirk van der Hoff 'n beroep na Transvaal aangeneem. Hy en sy vrou word in die Kaap deur die redakteur van *De Zuid-Afrikaan*, Mnr. J.J.H. Smuts, verwelkom en hy het ook na hulle omgesien tydens hulle verblyf daar.

Na 'n lang reis, bereik die gesin Durban uiteindelik op 21 April 1853. Ds. Van der Hoff, sy vrou en hul pasgebore baba vertrek vandaar na Potchefstroom en kom drie weke later, op 27 Mei, daar aan. Die area waar hy moes werk, strek oor die hele Transvaal: Rustenburg, Marico, Waterberg, Soutpansberg, Pretoria, Heidelberg, Wakkerstroom, Wolmaransstad, Bloemhof, Makwassie, Christiana, Volksrus, Klerksdorp en Losberg.

Hy pak sy bediening met ywer aan en was gedurig aan die beweeg, meestal met 'n ossewa of perdekar. Die paaie was swak en daar was geen brug oor enige rivier nie. Die wêreld was woes en gevaarlik. Hy het tweemaal 'n arm en eenmaal sy been gebreek *(dit het hom egter nie verhinder om te preek nie, al moes hy dit sit en doen)*.

Ds. Van der Hoff het baanbrekerswerk vir Kerk en Staat verrig. Op allerlei vlakke is sy raad en leiding gevra. In 1855 is hy die naamgewer van die nuwe dorp, Pretoria, vernoem na Kommandant-generaal Marthinus Pretorius. Verder het hy die bekende Vierkleurvlag ontwerp en ook die Vlaglied geskryf. Die lied kan beskou word as 'n vroeë Nasionale Volkslied. Hy het ook gehelp met die opstel van die grondwet van die Voortrekker Republiek asook met die inswering van Kommandant-generaal M.W. Pretorius.

Volgens hierdie grondwet het die *NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK* die staatskerk van die Voortrekker Republiek geword. Daarom is die bekende kerkwapen dieselfde as die wapen van die ou Zuid-Afrikaansche Republiek en dieselfde as die wapen van die Provinsie Transaal. Die '*Van der Hoff reëls van prosedure*' vir onderwys is deur die Volksraad aanvaar. Daarin sou die Kerk 'n leidende rol in die onderwys speel. Hy was voorsitter van die Raad van Onderwys tot 1867.

Ds. Van der Hoff se gesondheid laat hom egter in die steek en sy laaste Nagmaalbediening op 2 Oktober 1881, moes hy sittende bedien. Hy sterf op Sondag, 9 Oktober en word op Potchefstroom begrawe. Sy graf word in 1920 gerestoureer en 'n monument word vir hom opgerig. Coert Steynberg maak ook 'n brons borsbeeld van hom en is tans te sien in die Van der Hoffgebou in Pretoria.

Gedurende sy dertig jaar as predikant in Transvaal het hy 13 720 kinders gedoop, 6 114 persone het geloofsbelydenis afgelê en 1 486 pare is in die huwelik bevestig.

Na hierdie merkwaardige persoon is ons gemeente vernoem en dit is met eerbied en dankbaarheid wat ons terugdink aan die man wat bereid was om in pioniersomstandighede in 'n vreemde land te kom werk en die Woord ver en wyd te verkondig. Saam met gewillige en gelowige ouderlinge het hy die regte fondament gelê vir die Nederduitsch Hervormde Kerk.

## 29 Julie 1933, Wat 'n Geskiedkundige Dag!

Die stigting van die Gemeente Van der Hoff vind plaas in 'n grasdaktabakskuur, wat vir die eerste agtien maande as kerkgebou sou dien. Eredienste in die skuur het natuurlik 'n paar gevare ingehou. Daar word vertel dat, terwyl die dienste aan die gang was, 'n mamba of twee soms op die tabakskuur se balke rondbeweeg het!

Sommer 'n klomp dinge vind daardie dag plaas:

'n Kerkraadsvergadering onder voorsitterskap van Ds A.J. Barger word gehou. Daar was soveel sake op die agenda dat die vergaderings gewoonlik in twee sessies verdeel is: die eerste deel Vrydagaand en dan weer die Sondagmiddag of -aand. 'n Kerkraad wat bestaan uit drie ouderlinge en drie diakens word tydens die eerste vergadering gekies:

Ouderlinge: Broeders T. Bezuidenhout, W.A. Bester en T.P. Botha
Diakens: Broeders J.J. Venter, J.P. Goosen en J.N. Boshoff

As koster word verkies Broeder W. Bronkhorst en as skriba en kassier, Broeder C.W. van der Neut. Verder word die Nagmaal gevier en die aand agtuur word daar gemeentevergadering gehou.

Onder andere was daar op die agenda die aankoop van grond vir 'n toekomstige kerkstandplaas. Die belangrikste vereiste was dat daar genoeg plek moes wees vir waens en tente, asook weiding vir die diere.

Daar was 'n aanbod deur 'n Mnr. Haarhoff van 2 morge grond (1.7 hektaar), asook weiding vir die trekosse langs die rivier. Die ouderlinge kry opdrag om die saak te ondersoek.



*Die tabakskuur en persone teenwoordig tydens kerkstigting*

Met die Nagmaalviering ses maande later blyk dit dat daar agt en tagtig belydende lidmate en 'n sieletal van tweehonderd en vyfien is. Sewe en twintig persone lê ook belydenis van geloof af. Die totale bate van die gemeente was op daardie stadium R25.66. Die Kerkraad kry opdrag om die grond van Mnr. Haarhoff aan te koop. Dit gebeur egter eers in Julie 1934. Die twee morg word aangekoop teen R10.00 per morg. Mnr. Haarhoff is baie vrygewig en skenk aan die gemeente nog twee morg ekstra, asook weiding by die rivier teen R2.00 per jaar.



Die Nagmaalstel op die foto het 'n interessante geskiedenis. Oom Willie Bronkhorst het gedurende die oorlog 'n Engelsman gewond. In plaas van woedend wees, het hy die Boer bedank, want dit het beteken dat hy nou, vanweë sy besering, kon teruggaan huis toe. As aandenking skenk hy die silwer bord waaruit hy altyd geëet het, aan oom Willie. Hy het die bord weer op sy beurt aan die kerk geskenk sodat dit as Nagmaalbord kon dien. Oom Willie was bekend as 'n kranige skut en het dan ook tydens 'n skyfskietkompetisie 'n pragtige beker van geslypte glas gewen. Hy skenk dit ook aan die Kerk om as Nagmaalbeker te dien.

Tydens die Kerkraadsvergadering op 13 Maart 1936 word as volg in die notule berig:

*"Teenwoordig is die hele kerkeraad nl. Ouderlinge: M.M. Bezuidenhout, W.A. Bester en M. Nel. Diakens: J.J. Venter, J.N. Boshoff en J.P. Goosen".*

Verder word ook genotuleer: *"Dit word bekendgemaak dat die transport van die grond nou in orde is. Die transportakte word deurgelees en 'n voorstel om dit in die Nasionale Bank te Bronkhorstspruit te bewaar, word algemeen aangeneem".*

*"Ouderling Bezuidenhout maak 'n voorstel om aan prokureur van Wyk 'n kassie sigare ter waarde van omtrent 15/- (vyftien sjielings) as bewys van erkentelikheid te gee. Die kassier kry opdrag om dit uit te voer".*

In 1934 besluit die gemeente om hulle eie kerkgebou op te rig. Dit het hulle aangespoor om onmiddellik, soos dit getroue Hervormers betaam, te begin fondse insamel vir daardie doel. Basaarlyste lewer R44.00 en 37 sakke mielies op, 'n tafelkollekte R60.00, een sak koring en vier sakke mielies. Op 12 Januarie 1935 word die gebou afgegee en die totale oprigkoste van R151.32 is kontant betaal. Vir so 'n klein en jong gemeente was dit 'n merkwaardige prestasie, gesien in die lig van die feit dat dit geskied het in die droogte- en depressietyd van 1933-1934! Talle skenkings is ook ontvang:



*Die tweede kerkgebou*

* Die kerkklok - Suster Viljoen
* Deurkollektesakkies - Susters Ralie Bezuidenhout, J.N. Bezuidenhout en S. Botha
* Die preekstoel word gratis gemaak deur J.H. Groenewald *(hierdie preekstoel word in 1951 aan die gemeente Van Warmelo op Alldays geskenk)*

Later is ook banke laat maak en 'n konsistoriekamer en pastoriekamer vir die konsulent om in tuis te gaan, aangebou. 'n Groot aanwins vir die gemeente was die De Beer- en Jacobs-families wat in 1936 hul intrek hier geneem het.

'n Predikant was daar nog nie en nadat Ds. A.J. Barger in 1937 na Oos Londen verhuis, neem eers Ds. E.S Mulder (later Prof. Dr.) van Bronkhorstspruit, en daarna Ds. A.J. Nolte van Middelburg as konsulente waar.



*Ds. A.J. Barger*



*Ds. E.S. Mulder*



*Ds. A.J. Nolte*

Die gemeente groei baie vinnig en sommer gou is die kerkgebou nie meer doeltreffend nie. Broeder P.J.S. de Beer stel in November 1937 voor dat 'n Boufondsrekening geopen moet word met die oog op 'n nuwe kerkgebou. Dié voorstel word egter eers in November 1938 aangeneem. In 1939 word die gemeente *Nebo* by gemeente Van der Hoff ingelyf, wat die ledetal en drakrag van die gemeente aansienlik verhoog. In 1940 tree die gemeente in kombinasie met Dullstroom en Roossenekal en daar word besluit om 'n eie predikant te beroep. Verskeie beroepe word uitgebring, maar ongelukkig is nie een suksesvol nie.

Uit berigte in die Hervormer van 1941 blyk dit dat daar ywerig gewerk is om geld in te samel om die nuwe kerk, wat op 9 Augustus 1941 ingewy is, te betaal. Vir dié doel is daar gewoonlik tydens 'n Nagmaalnaweek 'n basaar en braaivleis gehou.

In September 1942 berig die skriba as volg in die Hervormer: *"Die kollektelyste en die basaar het so goed gedoen dat die kerkgebou nou afbetaal is en dat daar nog 'n goeie neseier agtergebly het. Die susters het glo alweer 'n bees gekry vir die volgende basaar."* In feitlik elke berig word daar melding gemaak van die *'ywerige susters'* en die *'vrygewige broeders'*. Weer eens word skenkings ontvang:

| | |
|---|---|
| Die hoeksteen: | Gedeeltelik deur die Sondagskoolkinders |
| Die troffeltjie: | Broeders S.J., G.P. en P.J.S. de Beer |
| Die leestafeltjie en lap: | Broeder en Suster (Klein Loek) Bester |

Ds. E.S. Mulder het die inwydingsrede by geleentheid van die indiensneming van die kerkgebou gelewer. As teksvers kies hy Eksodus 33 vers 15: *"Toe sê hy vir Hom: As U nie self meegaan nie, laat ons dan nie hier-vandaan optrek nie."* Terwyl hy aan die preek was oor die teksvers, kom daar 'n weer op en die weerlig slaan direk op die weerligafleier van die nuwe kerk! *(die afleiding wat almal gemaak het, was dat die Here saam met die gemeente wil trek).*



*Die derde kerk wat later omskep word in die huidige saal*

*Tydens die Nagmaal in Julie 1943* leen diaken Botha sy huisorrel vir die kerk en Ds. J.P. Booysen van Middelburg *(op daardie stadium die konsulent)* se vrou tree op as orrelis.

Uiteindelik slaag die gemeente daarin om hul eie predikant te kry en in die Hervormer van 22 September 1944 kon die skriba, C.W. van der Neut, die volgende berig: *"Die dienste is almal waargeneem deur ons jong leraar, Ds. Young".* Oor die ontvangs berig hy:

*"Die basaar wat gehou is, het die som van honderd pond ingebring. Dit ontbreek die ywerige susters nooit aan moed om weer 'n basaar te reël nie, maar die mooi opbrengste moedig hulle elke keer aan om weer 'n nuwe rekord te slaan".*

Daar word nou ernstig gewerk aan 'n pastoriefonds en tydens die basaar van 17 Mei samel hulle honderd pond daarvoor in. Met die basaar in November 1948 word vyfhonderd pond ingesamel om die pastorie af te betaal. Die skuld was egter nog eenduisend eenhonderd pond en daar word besluit op 'n tafelkollekte tydens die gemeentevergadering. Die skriba berig as volg: *"Die sustersvereniging het die eerste aanbod gemaak van vyf en veertig pond. Daarna het 'n hele paar vyf en twintig-ponders gevolg. Toe kom daar nog twintig-ponders, vyftien-, tien-, ens. totdat uiteindelik die bedrag bymekaargetel, die som van sewehonderd een en tagtig pond bedra het. Ons dankbaarheid was so groot dat daar geen verdere sake in die gemeentevergadering bespreek is nie."*

Die gemeente gaan van krag tot krag en in die Hervormer van November 1950 berig die skriba dat dit *" 'n Heuglike dag vir die gemeente was. Hulle neem in gebruik 'n pragtige preekstoel, 'n voorleserbankie met die doopfonteintjie, nuwe banke en 'n Nagmaaltafel, alles in kiaathout. Die vloer is versier met mooi, rooi plusmatte en die vensters is weer voorsien van nuwe gordyne wat by die meublels pas. Die preekstoel is ook weer voorsien van 'n nuwe lap. Daar is ook 'n toring gebou vir die klok."* Die totale koste van R5 000.00 word in 'n kits deur middel van 'n tafelkollekte ingesamel.

In 1951 stel P.J.S. de Beer voor dat 'n nuwe en moderne kerkgebou opgerig moet word. Sy voorstel word aanvaar en bouwerk begin op 26 Mei 1952. 'n Lening vir die oprigkoste word by SANLAM verkry.



*Die vierde kerk*

Die argitek van die nuwe kerk is Mnr. J.J. Vermooten en die Nederduitsch Hervormde Weeshuisbouers is vir die bouwerk verantwoordelik. Die destydse Administrateur, Mnr. A.B.v.N. Herbst, het geen moeite ontsien om met raad en daad bystand te verleen nie, want die bouers het direk onder sy toesig opgetree.

Die nuwe kerkgebou word op 16 Mei 1953 ingewy. Die oprigting van hierdie gebou en die ywer waarmee fondse ingesamel is, kan toegeskryf word aan die arbeid en entoesiasme van Ds. en Mev. P.G. van Staden.

Op onselfsugtige wyse het hierdie twee mense al hul kragte ingespan, hulle tyd opgeoffer en geen moeite ontsien tydens hulle verblyf in die gemeente nie. Die volgende donasies word uit die gemeente ontvang:

* R100.00 vir die hoeksteen - Broeder en Suster W.A. Bester
* R506.00 vir die klok - Broeder en Suster G.P. Engelbrecht
* R 55.00 vir die klokstaander - Broeder en Suster C. Niemann
* R 73.40 vir die weerhaan - Broeder en Suster J.M. van Staden
* R 20.70 vir die horlosie - Die aannemelinge van 1953
* R 20.00 vir die kanselbybel - Broeder en Suster W.M. Bronkhorst
* R135.00 vir 30 stoele - Kerkraad en Boukommissie
* Die kansellap - Suster A. Steyn
* R110.00 vir die kanselrol - Broeder en Suster F. Labuschagne
* R500.00 vir die orrel - Die Sustersvereniging
* R135.00 vir dowe-installasie en luidspreker - Die Sondagskool
* R 50.00 vir koste van een Nagmaaltafel - Broeder en Suster G.C. Lindeque
* **Ander donasies:** R20.00 Broeder G.B.C. Bester, R50.00 Mnr. C. Wiid en R10.00 Mnr. T. van Vreden

Die berig in die Hervormer van Junie 1953 lui as volg:

**Gaan Deur Sy Poorte in Met Lof**

Dit was 'n mooi oomblik toe Mev. Van Staden die deure van die sierlike gebou ontsluit het. Met 'n pragtige silwer sleutel in die hand wat haar so pas aangebied was deur Mnr. Vermooten, die argitek, het sy haar tot die gemeente gewend:

'Liewe gemeente, lank het ons gewerk en gedroom vir hierdie ideaal en hierdie oomblik, wat ons deur die seën van God nou hier verwesenlik sien ...

*Gaan deur sy poorte in met lof*
*met lofsang in sy tempelhof;*
*kom in sy huis, o bondsvolk saam;*
*verhef sy lof en prys sy Naam."*

Spontaan het die skare die psalmvers begin sing en die sierlike gebou binnegegaan.



Die argitek oorhandig die sleutel
*aan Mev. A. van Staden*



'n Baie oorspronklike koekversierder was verantwoordelik vir hierdie pragtige koek (*foto links*) tydens die inwyding van die nuwe kerk (*met selfs 'n 'effe groot' haan op die toring!*)

Die ou kerk word omskep in 'n saal. Die toring word gesloop en vir baie jare was dit die enigste ontspanningsaal in die dorp en het die hele gemeenskap bedien.

Dieselfde saal sorg vir 'n berig in Rapport van 27/12/1970 met die hoofopskrif:

**"ONMIN NA JOLYT IN KERKSAAL"**

Uit die berig blyk dit dat die gemeente erg ontstig was omdat die Kerkraad 'n groep, wat bekendgestaan het as *Die Kaapse Klopse,* toegelaat het om in die saal op te tree. Die gemeeente was veral ontstig omdat die destydse *Groep Twee* hul vertoning op die rugbyveld gehou het en nie in die saal nie. Mnr. Stoffel Kruger, 'n lid van die Kerkraad, het aan die joernalis verduidelik dat *Groep Twee* nooit aansoek gedoen het om die saal te gebruik nie en dat die *Kaapse Klopse* 'n bekende groep is, wat die land deurreis het om vertonings aan te bied. Uiteindelik het die stof darem weer gaan lê.

Die hoogtepunte in die lewe van die gemeente Van der Hoff, sal duidelik blyk uit die herinneringe van die predikante wat hier werksaam was:

## VORIGE PREDIKANTE IN DIE GEMEENTE

En so het dit dan uiteindelik gebeur: Die gemeente slaag daarin om hul eie predikant te kry. **Proponent S.E. Young** neem die beroep aan.

Die Hervormer van 23 Junie 1944, berig as volg: *"'n Belangrike mylpaal is behaal deur gemeente Van der Hoff. Op Vrydag, 26 Mei, het hierdie gemeente sy eie predikant ontvang. Buite die dorp is Proponent Young tegemoet gery deur 'n aantal motors.*



*1944 - 1946*

*Op die kerkplein aangekom, het die susters van die gemeente gesorg vir heerlike verversings. 'n Groot skare het die verrigtinge bygewoon en woorde van verwelkoming in sy nuwe omgewing is Prop. Young aangebied deur die twee Sustergemeentes, nl. die Nederduitsch, Hervormd of Gereformeerde Kerk en die Gereformeerde Kerk.*

*Teologiese student Snyman het namens die teologiese vereniging Van der Hoff gepraat. Adresse van die Kerkraad en gemeente en van die Sustersvereniging is oorhandig. Saterdagaand het Prop. Young sy intreepreek gelewer na aanleiding van Lukas 24 vers 24. "Sommige van ons mense het ook na die graf toe gegaan en dit net so gekry soos die vroue gesê het, maar Hom het hulle nie gesien nie."*

In die 50-jarige gedenkalbum van die gemeente Van der Hoff word daar as volg berig oor Ds. Young: "Hy het onder moeilike omstandighede baie opgeoffer om die gemeente geestelik en finansieel op te bou. Hy was die eerste liefde van hierdie gemeente en het diep spore getrap sodat sy nagedagtenis hier bly voorbestaan. Ds. Young het hom ook sterk beywer vir die oprigring van 'n pastorie waarin hyself nie kon woon nie, omdat hy aan die einde van 1946 'n beroep na die gemeente Zeerust aanvaar. Met 'n beswaarde gemoed het die gemeente van hom afskeid geneem.

Ds. Young deel ook sy herinneringe aan die gemeente in die gedenkalbum:

Ek is oor die naweek van 25 April 1944 in hierdie gemeente georden. Die ordening is waargeneem deur wyle Ds. Simon Vermooten. Die konsulent was Ds. F.J.Z. Booysen, tans emeritus.

Hier was nog geen pastorie nie, want ek was hulle eerste predikant. Aanvanklik het ek, omdat ek nog ongetroud was, loseer by Oudl. en Mev. C.W. van der Neut. Later, tot en met my vertrek uit hierdie gemeente, het ek tuisgegaan by Mnr. B. en Mev. Hansie Vorster, Bestuurder van die O.T.K.-tak op Groblersdal.

My herinneringe aan hierdie gemeente en sy mense uit my vroegste predikantsjare, is mooi en kosbaar, en so sal dit altyd bly. Seën van Bo word u almal in Van der Hoff gemeente toegebid.

*(U eerste predikant, Samuel E. Young)*

**Ds. P.G. van Staden**

In kombinasie met gemeente Marble Hall word Ds. P.G. van Staden beroep. Hy aanvaar dit en op 16 Januarie 1948 word hy en sy vrou in die gemeente ontvang. Hulle trek in die nuutgeboude pastorie in.

In die gedenkblad tydens die gemeente se vyftigjarige bestaan word daar oor Ds. en Mev. van Staden as volg geskryf:



1948 - 1954

Die oprigting van die derde kerk kan toegeskryf word aan die arbeid en entoesiasme van Ds. en Mev. P.G. van Staden. Op onselfsugtige wyse het hierdie twee mense al hul kragte ingespan, hulle tyd opgeoffer en geen moeite ontsien tydens hulle verblyf alhier nie." Die Susters stig ook in 1951 'n orrelfonds en hulle besluit ook om voortaan spyseniering vir troues te doen *(vroeër in die boek word daar volledig berig oor alles wat in die gemeente gedoen is tydens die besonderse predikantspaar se verblyf in Groblersdal)*.

Op 20 Junie 1954 neem Ds. Van Staden 'n beroep aan na die gemeente Melville. Ds. P.S. van Staden word beroep en hy neem dit aan.



*1954 - 1967*

**Herinneringe: Ds. P.S. van Staden**

Ek en my gesin is op 13 November 1954 in Groblersdal verwelkom. Ons is op die Stoffbergpad deur 'n groep gemeentelede ingewag en met groot hartlikheid gegroet en die dorp ingelei.

Met ons ontvangs is daar aan ons 'n pragtige gebrandskilderde adres oorhandig. Op hierdie adres word ons welkom geheet in die harte en huise van die gemeente. En hierdie hartlike vriendelikheid het gebly, al dertien jaar wat ons in die gemeente gewoon het.

Ons wil die gemeente Van der Hoff weer eens bedank dat hulle ons vir soveel jare met liefde gedra en versorg het.

Toe ons in die gemeente gekom het, was die nuwe kerkgebou *(nou die vorige)* pas voltooi en die gemeente-aktiwiteite was grootliks daarop toegespits om die skuld te betaal. In daardie dae was R40 000.00 nogal 'n aardige bedrag. Maar die offerbereidheid van die lidmate was lofwaardig. Die boere het sessies geteken waarin hulle een-twintigste van hulle tabak- en koringoes aan die gemeente afgestaan het en die salarismense het probeer om 'n soortgelyke gedeelte aan die kerk te gee. Dit was 'n blye dag toe ons kon sê: "*Die skuld is betaal!*"
Hierna is 'n orrel aangekoop en vir die fondse het die NHSV grotendeels gesorg. Later is 'n erf vir 'n nuwe pastorie aangekoop en die bouplanne opgetrek, maar voordat daar met die bouery begin is, het ek 'n beroep na Nelspruit aangeneem.

As ek na 47 jaar terugdink, dan onthou ek 'n gemeente wat met groot vrymoedigheid hulle geloof gelewe het en met ywer aan die gemeente-aktiwiteite meegedoen het. Die kerkbesoek was dan ook goed – selfs vyfuur in die môre op Kersdag!

Ons wil die gemeente gelukwens met hulle tagtigste verjaardag en met die ingebruikneming van hulle nuwe kerkgebou. Mag die Here altyd sy bewarende hand oor u hou en mag die evangelie van Jesus Christus altyd suiwer en opreg in die kerk weerklink.

*(Ds. P.S. van Staden, Witrivier, 26 Januarie 2014)*

**Herinneringe: Ds. H.E. Botha**



*1967 - 1971*

By 'n feestelike geleentheid waar Van der Hoff gemeente na ongeveer 80 jaar se bestaan die voorreg het om 'n nuut geboude kompleks in gebruik te neem, wens ek u van harte geluk. Mag u gemeente 'n mooi toekoms hê en mag die gebruik van hierdie fasiliteite u diensbaarheid aan die lewende God laat groei en gedy.

Ons verblyf in u midde bring verskeie aangename herinneringe na vore:

Ek herinner my met dankbaarheid aan my voorganger, Ds. P.S. van Staden, wat aan my 'n gemeente agtergelaat het wat sterk gefundeer was op die algemeen aanvaarde uitgangspunte vir kerkwerk soos dit destyds geldig was.

Dit was ook 'n vrugbare fase in my bedieningstyd. My gesin het met drie vermeerder na vyf. My vrou, Annetjie, het my met oorgawe bygestaan en selfs dikwels huisbesoek meegemaak.

My drie kinders, Johanneth, Hendrik en Dannhauser is al drie getroud. Elkeen het twee kinders. Ek was bevoorreg om deel te wees van die bou van die nuwe pastorie. Die boukoste het ongeveer R28 000.00 beloop.

By al die positiewe belewenisse tydens my dienstyd het een saak egter negatief in my gedagtes bly vassteek. Ek moes jaarliks huisbesoek doen met 'n pak klere aan. Die temperatuur in Groblersdal het hierdie kleredrag weinig kere gekomplimenteer!

Daar was drie komiese geleenthede wat my nog altyd bybly:

* Broer Ruthven, my buurman in Haarhoffstraat, was nie ingenome met die Kerkraad se besluit dat mans en vroue saam Nagmaal gebruik nie. In 'n gesprek langs ons heining vra hy my toe op 'n dag: "*Wanneer gaan julle daardie haan op die kerktoring vervang met 'n hen?*"

* Broer Danie Riekert het my DKW van sy huis af tot by die pastorie gesleep. Sowat 16 km vanaf Groblersdal het die tou gebreek. Ouderling Danie, haastig soos hy was, het op pad dorp toe nêrens omgekyk nie en in die dorp eers agtergekom die DKW is nie meer daar nie. Gelukkig het hy my kom haal!

* In 'n gemeentevergadering het oom Piet de Beer die Kerkraad, wat die eredienstyd verander het vanaf 10vm. na 9vm, beskuldig dat hulle apostolies word. In my jeugdige warmbloedigheid het ek die broeder vermaan oor sy krenkende opmerking en hom versoek om verskoning aan te bied aan die Kerkraad en gemeente vir sy opmerking. Die volgende oomblikke was die grootste stilte wat ek ooit in 'n kerklike vergadering beleef het. Ek het gesit en broer De Beer het gesit en niks het gebeur nie. Toe die stilte ondraaglik word, het broer De Beer stadig orentgekom en sy verskoning aangebied.

Wat die interne kerkwerk aangaan was ek baie gelukkig om met ervare kerkmense 'n aangename bedieningstyd te beleef.

By die afsterwe van Ds. Fanie Viljoen van Delmas, was ek bevoorreg om in sy plek as Ringsvoorsitter te dien. Hierdie ervaring hy my later goed te pas gekom.

Plaaslik het ek groot vreugde geput uit die samewerking met ons susterskerke. Op onderwysvlak het ek seldsame herinneringe van samewerking met Mnr. Hefer, hoof van Ben Viljoen Hoërskool, en Mnr. Barnard van Julian Muller Laerskool. My konsulentwerk te Roossenekal was ook 'n buitengewone positiewe ervaring.

Die skriba was Broeder Samuel van der Neut. Die Kerkraad het Lorien Terblanché in 1967 as orreliste aangestel - 'n pos wat sy sedertdien met groot onderskeiding vul.

In dankbare herinnering aan Van der Hoff gemeente wens ons u 'n aangename benutting van u nuwe kerklike fasiliteit toe vir die toekoms.

Mag die Here van die Kerk u ryklik seën saam met u leraar en sy gesin. Mag u saam baie vrugte dra vir die Koninkryk van God.

*(Ds. Hennie en Mev. Annetjie Botha)*

In Januarie 1971 moet die gemeente van hierdie geliefde predikantspaar afskeid neem toe Ds. Botha 'n beroep na die gemeente Villeria aanneem.

Soos 'n goue draad is die Here se seën só duidelik te bespeur in die gemeente Van der Hoff, want hul slaag met hul eerste beroep. Ds. L.J.J. Nell van Empangeni en sy gesin neem hul intrek in April 1971.

**Herinneringe: Ds. L.L.J. Nell**

Ontvang hiermee ons hartlike gelukwense met die geslaagde onderneming om by die veranderende tye aan te pas. Dit spreek boekdele dat juis in 'n tyd waarin soveel gemeentes moet afskaal of selfs ophou bestaan, die gemeente Van der Hoff in haar een en tagtigste jaar 'n nuwe kerkgebou in gebruik neem. Dit getuig van genade van Bo, geloof en toewyding van geslagte van lidmate.

As gesin dink ons steeds met dankbaarheid en vreugde terug aan die enkele jare wat ons met hierdie besondere gemeente kon deel in diens van die Heer van die Kerk.

Ons besluit op 17 Maart 1971 om die beroep na die gemeente Van der Hoff aan te neem.

Ons het as gesin gedurende die volgende maand op Groblersdal geland en is met hartlikheid en warmte oorlaai. Die daaropvolgende sowat ses jaar bly in almal se herinnering as van die aangenaamste tye in die lewe van die Nelle. Dit geld die werk op kerklike en gemeentelike gebied, maar ook die wyse waarop ons kon inskakel in die lewe van die gemeenskap. Die gemeente het soms hoë eise aan die predikant gestel, maar van haar kant altyd die beste samewerking gegee. Die pastorie in Haarhoffstraat was ruim en doelmatig en meer as een bruid het haar in die gastekamer getooi vir die komende seremonie. Die een aspek van die verblyf daar wat onherhaalbaar blyk te wees, is die ruimte van die erwe en die terrein agter die kerkgebou waar die predikant se koei kon wei en gemelk word! Die gemeente het dan ook oor die enigste saal in die dorp beskik waar basaars en politieke vergaderings met ewe veel entoesiasme afgehandel is.



*1971 -1977*

Alle eer vir die kerklik-korrekte werking van gemeentesake moet aan ons voorgangers gaan. Die predikante en kerkraadslede het oor baie jare die eer van die Heer gesoek en verwerklik in hulle besluite en optrede. Hierin is hulle ondersteun deur 'n gemeente wat haar liefde vir die Kerk van een geslag na die volgende oorgedra het. So het dit gebeur dat lidmate wat ons geken het as die Jeugvereniging *(en soms op jeuguitstappies vermaan moes word)* vandag die leiers en voorgangers in die gemeente is. Daar kan met reg gesê word dat die gemeente in Ringsverband meestal 'n leidende rol gespeel het en dit sekerlik steeds doen.

Die verleiding is daar om sekere insidente en geleenthede met die persone daarmee gemoeid, te noem. Ons wil egter volstaan met die opmerking dat daar ouderlinge, diakens en lidmate is met wie ons na vier dekades steeds kontak hou. Dit is medegelowiges wie se optrede in tye van lief en leed van so 'n aard was en steeds is, dat dit alleen tot versterking van geloof kon lei.

So bly ons bede dan dat die gemeente Van der Hoff steeds in al haar optrede vergestalting sal wees van haar geloof in die drie-enige God, Vader, Seun en Heilige Gees. Die plek en omstandighede van aanbidding het verander, maar mag die waarheid dat Jesus Christus gister en vandag dieselfde is en tot in ewigheid *(Heb. 13:8)*, u soos in die verlede, ook in die toekoms lei.

U word seën en voorspoed toegebid. *(Ds. L. en Mev. R. Nell)*

Dit blyk dat die Natallers baie van die Vallei gehou het, want toe Ds. Nell in 1977 'n beroep na gemeente Ontdekkers aanneem, word Dr. D.J. Smith van Newcastle as eerste keuse beroep en hy neem dit aan.

**Herinneringe: Dr. D.J. Smith**

(Geneem uit die Gedenkblad tydens die gemeente se vyftigjarige bestaan)



*1977 - 1982*

My eerste herinnering aan die gemeente Van der Hoff is die groot kontras tussen hierdie gemeente en my vorige gemeente, Newcastle. Newcastle was 'n vinniggroeiende industriële dorp en dit het 'n veeleisende en rustelose werkstempo van 'n predikant gevra. Juis toe ek aan die einde van my werksvermoë gestaan het en kwalik die werkstempo kon volhou, het ek die beroep na Van der Hoff gemeente aangeneem.

Die kalmte, die rustigheid en die vreedsaamheid wat ek in Van der Hoff gemeente ervaar het, het net op die regte tyd gekom om my vermoeide werkskragte te hernu en kalmte en rus in die rustelose gang van my lewe te bring. Die verandering was werklik 'n verkwikking vir my siel. Juis om hierdie rede sal my verblyf in Van der Hoff gemeente altyd iets inhou van die vrede en aangenaamheid van die paradys (*as 'n mens dit so mag stel*).

Ons aankoms by die pastorie op 28 Maart 1977 het ook iets van hierdie paradysindruk gelaat. Dit was al skemer toe ons by die boomryke pastorie aankom. Die '*Golden Shower*' rankplant (*pyrostegia ignea)* wat hoog die bome ingerank het, was oortrek met oorvloedige trosse blomme.

Die volgende dag het die groot intrek begin en aan helpende hande was daar nie 'n tekort nie. Dié dag het ons alreeds 'n goeie voorsmaak gekry van die vriendelikheid en meelewendheid wat ons verderaan in die gemeente sou ervaar. Ons het 'n voorsmaak van nog iets gekry: die besonderse kookkuns van die gemeente – te heerlik.

Die aand met ons ontvangs het ons bevestiging gekry: hierdie gemeente kan

uitmuntende eetgoed voorberei. Reeds by dié geleentheid het ons ook gesien dat daar in die gemeente 'n kerngroep is wat kan werk. Dit was dan ook een van die aangename dinge van ons werksaamhede hier; hoewel daar ook maar die traes was, was daar altyd die groepie wat bereid was om te werk en op wie 'n mens kon staatmaak.

Nog iets wat 'n blywende indruk op my gemaak het, is die volle aanvaarding wat ons van die begin af in die gemeente, sowel as die samelewing, gekry het. Die mense het hulle harte en lewens werklik vir ons oopgemaak en dit sal ons nie vergeet nie.

Geen predikant kan op Groblersdal weggaan sonder dat hy ook die warm somers onthou nie – die sweet op huisbesoek en daar waar 'n mens met jou toga op die preekstoel staan met die straaltjies sweet wat al langs jou bene en rug afloop. Hoewel warm, was die dae tog baie aangenaam en die aande rustig.

'n Deel van ons lewe as predikantsgesin waarvoor ons groot waardering het, is die getroue bearbeiding deur ons ouderling, oom Jannie Bekker. Van hom het ons werklik sielsorg ontvang.

Aan alle goeie dinge kom ook 'n einde en op Sondag, 1 Augustus 1982, het ons van die gemeente afskeid geneem op dieselfde manier as waarop hulle ons ontvang het, naamlik met 'n maaltyd waar ons vir oulaas hulle uitsonderlike goeie kookkuns kon geniet. Hier het ek besef hoe diep ons werklik wortel geskiet het en die afskeid was so moeilik dat dit nie sonder trane gepaard gegaan het nie. Ons is gelukkig om so baie herinneringe aan die gemeente te hê.

*(Dr. en Mev. D.J. Smith)*

Ds. M.J. van Schalkwyk van die Gemeente Delmas, word beroep. Hy aanvaar dit en word op 1 Desember 1982 hier bevestig.

**Herinneringe: Ds. M.J. van Schalkwyk**

Ons was al twaalf jaar in die gemeente Delmas toe ons die beroep na Van der Hoff ontvang het. Onder normale omstandighede sou ons seker nie die die beroep aangeneem het nie, want ons groei vas aan 'n gemeente.

Ouderling Jannie Bekker het egter 'n baie ernstige gesprek met ons gehad en dit het die deurslag gegee.



*1982 - 1995*

In die begin van Desember, hoog somer, het ons in Groblersdal geland. Vier dae later hou ons 'n Kerkraadsvergadering; 'n regte '*ken mekaar*'. Na afloop van die vergadering is ons almal na die pastorie, want daar is spesiaal gevra dat al die susters ook moes saamkom sodat ons met mekaar kon kennis maak. Dat dit baie nodig was, het daaruit geblyk dat ek en my vrou – wat die vreemdelinge was – sommige van die susters aan mekaar moes voorstel! Dus, al was hulle in dieselfde gemeente, het sommiges mekaar nie eers geken nie! *(nou kan u iets van oom Jannie Bekker se gesprek verstaan!)*

Ons het dadelik die situasie aangespreek en gereël vir teedrink na elke oggenderediens. Hierdie teedrinkery na die diens het tot gevolg gehad dat '*die vreemdelinge in dieselfde gemeente*' mekaar leer ken het en dus waarlik '*broeders en susters*' kon wees.

Die kerksaal kon baie warm word – soveel so dat die susters se grimering weens die sweet, straaltjies teen die wange afeloop het! Daarom word die kerksaal toe as volg verander: drie groot dubbeldeure in plaas van een groot deur: baie meer en groter vensters vir kruisventilasie. *Toe ontdek ons dat die mure van die saal bestaan het uit rou modder, sodat spykers of skroewe glad nie daarin gebruik kon word nie!* Die stoep van die saal word aansienlik vergroot en 'n koelkamer word ingerig.

Daarna volg die aanbou van die kategeselokale, want al die kinders moes vroeër in die kerkgebou in verskillende klassies ingedeel word. Daar word ook 'n permanente administratiewe beampte aangestel met 'n behoorlike kantoor. Die konsistorie word by die kategeselokale ingerig en die ou konsistorie word 'n moederskamer met 'n TV-toestel.

Toe volg die terrein van die kerk: twee reuse seringbome word uitgehaal en die hele terrein word met gras en inheemse bome beplant soos apiesdoring, huilboerboon, jakkalsbessie, rooi essenhout, ens. Twee kremetartbome word met groot moeite elders uitgehaal en op die kerkterrein geplant. Hiermee het ouderling Henrie Pieterse en sy vrou, Petra, baie gehelp.

Die grens tussen die kerkterrein en die straat het uit 'n draadheining bestaan. Baie lede van die swart gemeenskap het dan ook gedurende die week op die kerkterrein kom parkeer en gekuier en sommer ook hulle voertuie gewas! 'n Siersteenmuur met twee ingange word daarom gebou en oom Danie van Wyk skenk die kerknaam en –wapen, gegraveer in graniet, wat ook in die muur vasgemessel word.

Van die begin af was die bywoning van die erediens deur die gemeente vir ons baie belangrik. Ons glo: die hartklop van 'n gemeente begin daar waar Gods Woord reg verkondig en die Sakramente bedien word soos Christus dit ingestel het. Daarmee saam gaan die manier waarop jy jou dankbaarheid teenoor die Here toon vir al die seëninge wat jy elke dag ontvang, maar veral vir jou verlossing deur Jesus Christus.

Daar is hard gewerk; gereeld huisbesoek gedoen en daar was 'n groot verbetering in erediensbywoning en die dankoffers. Praat nie eers van ons jaarlikse basare nie! Daaroor alleen kan baie vertel word.

Hier moet ek melding maak van die gemeente se orreliste, Lorien Terbanché. Sy is 'n dogter van een van ons kerk se predikante, wyle Ds. C.S. v. H. Steenekamp. Hy was 'n ware heer, netjies en afgerond in sy optrede. Lorien was alreeds 'n kerkorrelis voor sy dertien jaar oud was. Met haar voortreflike orrelspel kon die gemeente hulle uitleef in die gemeentesang.

Die NHSV-tak het pragtig saamgewerk. Groot sukses word met spyseniering by huweliksonthale behaal. Baie van die onthale vind plaas in ons kerksaal, wat later vergroot is deur die aanbring van kleedkamers en deur die stoep rondom verder te vergroot. Toe was daar volop koelte vir almal. Daar is ook heelwat spyseniering in die Aquaville-saal en later die Landbou-Uniesaal gedoen *(veral omdat daar dan ook gedans kon word!)*

Intussen het die lidmaattal aangegroei en het hul finansieel sterker geword. Die Kerkraad en die Ringsvergadering het die saak ondersoek. Saam met die gemeente Marble Hall is toe besluit om jaarliks om die beurt die Gemeente Roedtan te help om 'n voltydse standplaas te vorm. Die toekomstige predikant van Roedtan sou dan aandag kon gee aan die jeug, maar moet ook preekbeurte waarneem en in 'n paar wyke huisbesoek doen. Ons gemeente het die eerste beurt gehad en toe het Roedtan 'n predikant beroep in die persoon van Ds. Barry van Schalkwyk. Toe Marble Hall laat weet dat hulle sake nog nie so in plek is dat hulle Ds. Barry kon akkomodeer nie, het hy amper vier jaar in ons gemeente gewerk Hy is tans predikant te Drie Riviere Oos.

My eggenote het altyd saam met my huisbesoek gedoen en so elke huisgesin leer ken. Ons twee was in elke aksie saam betrokke en het gewoonlik leiding moes neem. En – indien daar nie 'n aksie was nie, het ons sommer self 'n aksie geskep! Dink maar net aan die '*waterkaskenades*' by een basaar!

Ons Kerk het 'n baie konserwatiewe standpunt oor sendingwerk gehad. Dit het 'n historiese agtergrond, want in die verlede het ons mense baie leed verduur vanweë die bemoeienis van die sendelinge van die London Missionary Society. Maar ook later het sendelinge soos Eerw. Ambrose Reeves, Michael Scott, Joost de Blank en ander hulle voortdurend met die omstandighede bemoei en altyd was die blankes die sondebokke! Tog kon ek daarin slaag om in die Ring van Middelburg en met die Ring se finansiële bystand twee kergeboue vir die swart gemeentes op te rig, nl. te Siyabuswa en Leeufontein (Moganyaka). Ouderling Bob Pieterse het my hierin getrou bygestaan.

Die kerkgebou in Leeufontein grens aan die voormalige Minister Hendrik Schoeman se plaas. Diaken Wim Engelbrecht van Marble Hall was hier 'n steunpilaar. In Siyabuswa is die kerkgebou feitlik langs die Tegniese Kollege opgerig. Die hoof van die Kollege, Mnr. T. Dreyer *(lidmaat van die Gereformeerde Kerk, Marble Hall)*, het al die bouwerk gratis verrig met sy studente wat hulle praktiese eksamen in huisbou moes uitvoer.

Ons sou graag met dienswerk in Van der Hoff gemeente wou voortgaan, maar onder die bepalings van die Kerkorde en Pensioenfonds moes ons op 3 Julie 1995 emeriteer.

Aan die gemeente Van der Hoff ons hoogste dank en waardering vir al die jare wat ons daar tussen en saam met julle kon leef en kon werk. Dankie vir julle vriendskap, lojaliteit, samewerking, maar ook vir julle lankmoedigheid om ons te verdra en te ondersteun!

Graag sing ons julle toe: *(Ps. 134:3, Totius Beryming)*

Die Heer se seën sal met u gaan,
En ons sal biddend voor Hom staan.
Hy wat beveel en dit geskied
Hy sal Sy seën oor u gebied.

Soli Deo Gloria – Aan God alleen die eer *(Ds. en Mev. Van Schalkwyk)*



*1995 - 2003*

**Herinneringe: Ds. D. Kloppers**

Van der Hoff was die gemeente in die Nederduitsch Hervormde Kerk met die meeste *'great'* lidmate wat ek deur my hele lewe ontmoet het. Jy sal nêrens op aarde soveel liefde en ondersteuning kry as by hierdie uitsonderlike gemeente nie!

Daar was nie nog so 'n span ywerige en entoesiastiese lidmate wat jy kon bymekaarmaak vir 'n reuse basaar *(of die dans na afloop van die basaar* nie!)

Wys my nog 'n gemeente wat jaar na jaar 'n hele kamp van die Kruger Wildtuin vir 'n wegbreek bespreek! Daar is ook nie in die wêreld 'n groep senior lidmate wat harder kan werk en hope geld insamel vir 'n gemeente as Van der Hoff nie! En dan geniet hulle dit ook nog! Ek eer julle vandag.

Hoe kry jy dit reg om 'n byna vier hektaar stuk kerkgrond toe te bou as 'n Wilde Weste dorpie kompleet met 'n *'saloon'*, 'n tronk, 'n regte galg, perdestalle, winkeltjies, 'n sheriff en amper 500 mense, almal geklee in hulle *'cowboy'*-drag? Jy kan dit regkry, want jy behoort aan Van der Hoff! Daarom kan daar twintig beeste geslag word, is daar vele kosstalletjies, regte perdekarretjies en die puikste teetuin wat jy ooit aan kan dink - dit was alles daar.

Onthou saam met my die Sirkusbasaar met 'n regte sirkustent - en moenie vergeet nie - 'n lewensgrootte olifant wat kan dans, piepie en trompetter! Die sirkus het 'n

vol aandprogram aangebied met akrobate, '*can-can*' dansers (*net mans en met een vrou wat hulle afgerig het!*), 'n regte kulkunstenaar wat mense deur 'n luik laat val het - en 'n kanon wat iemand in die lug opskiet - almal plaaslike talent uit die geledere van Van der Hoff.

Die Disneybasaar was die kleurvolste geleentheid wat ek nog ooit op 'n kerkterrein bygewoon het - meer as 400 lidmate opgemaak as narre, Mickey Muise, Goofy's en al die karakters waaraan jy kan dink - en dan word daar nog meer as R200 000 ingesamel!

Bravo! Van der Hoff! Ek salueer julle! Ek mis julle en sê dankie vir die ywer waarmee die meeste van julle my altyd bygestaan het met enige projek. Om na 'n volle dag van basaar, skattejag en boeresport nog die aand vir 400 mense verniet kos uit driepootpotte te bedien - dit wil gedoen word! Ek wil geen naam uitsonder nie, maar daar is net één man wat harder as ek kon werk - oom Hennie Grobler! Net so was daar baie ander broers en susters wat meer as hulle deel bygedra het.

As ek eendag voor die Vader verskyn sal ek julle iewers besig kry - met die werk van ons Here Jesus Christus! Ek dank julle. *(Deon Kloppers)*

Die Kerkraad beroep daarna vir Dr. Jaco Beyers. Hy neem die beroep aan en in 2004 word hy en sy gesin in die gemeente verwelkom.



*2004 - 2008*

**Herinneringe: Dr. J. Beyers**

Ons tyd in Groblersdal het ons iets besonders van kerkwees geleer. As stadsjapies was dit vir ons 'n reuse aanpassing om op die platteland in 'n gemeente te dien. Kerkwees op die platteland is anders as kerkwees in die stad. Wat my opgeval het in Groblersdal, is dat kerkwees 'n groot rol in elke individu se lewe speel. Ek onthou al te goed hoe, in die eerste week nadat ons gearriveer het, ouderlinge Kobus Engelbrecht en Peet Coetzer my op 'n begeleide toer *(te voet)* deur die dorp geneem het. Oral waar ons mense teëgekom het, is ek op die volgende wyse voorgestel: "Hierdie is Koos, hy is in die NG-kerk. Hierdie is Jan, hy is in die Gereformeerde kerk." Ek het dadelik besef dat kerkwees hier nog saak maak. Dit is belangrik om te weet wie in watter kerk is. Dit is asof dit nie in die gemeenskap geduld word as jy nie deel van een of ander kerk is nie. Mense in die gemeenskap word aan hulle kerkverband geken. Dit sê iets van die belangrike plek wat kerkwees in mense se lewens speel.

'n Tweede belangrike les wat ek geleer het, is dat mense nog saak maak. In Van der Hoff gemeente het ons geleer wat dit waarlik beteken om tyd vir mense te hê. Mense staan stil by mekaar. Daar is altyd tyd vir kuier en 'n geselsie. Almal will alles van ander weet, juis omdat mense vir mekaar omgee. Mense maak nog saak. In die gejaagde wêreld is dit 'n 'n waardevolle les om aan vas te hou.

Gemeente van der Hoff is een van die besondere gemeentes van die kerk. Geloof maak 'n verskil aan die manier hoe mense lewe. Geloof bepaal die manier hoe mense mekaar hanteer en behandel. Binne Ringsverband het gemeente Van der Hoff altyd 'n leidinggewende rol gespeel.

Deel van die uniekheid van Groblersdal is dat dit uitsluitlik 'n landbougemeenskap is. Die feit dat landbou-aktiwiteite die ritme van die gemeenskap bepaal, lei ook daartoe dat boerdery 'n mens iets van die afhanklikheid van God leer. Natuurelemente bepaal die sukses van boerdery. God wat alles gemaak het, hou alles in stand. Juis dit maak dat mense hulle afhanklikheid van God besef. Om boer te wees, maak dat 'n mens geloof in God op 'n besondere konkrete manier ervaar.

Gemeente Van der Hoff en die gemeenskap van Groblersdal het ons iets van geloof, iets van menswees en iets van kerkwees geleer. Dit is met mooi herinneringe dat ons terugkyk op die tyd wat ons die voorreg gehad het om die gemeente te dien.

In die tweeduisend en iets jaar wat die kerk van Christus op aarde bestaan, het die kerk nog altyd teenstand, teëspoed en lewensbedreigende toestande beleef. Dit is ook waar van baie gemeentes van die Kerk. Gemeente Van der Hoff het ook haar deel van teenspoed en uitdagings beleef. Deur die genade van die Heer van die Kerk bly die Kerk op aarde bestaan. God het ook gemeente Van der Hoff behoue laat bly.

Mag die Heer van die Kerk ook sy seëninge oor u bly uitstort van nou af totdat Hy weer kom. *(Dr. J. en Mev. N. Beyers)*



2008

Dr. Beyers word as tweede predikant na sy vorige gemeente, Verwoerdburg, beroep. Hy neem dit aan en daar word na vier jaar van hulle afskeid geneem.

In Augustus 2008 word Ds. J.P. du Preez en sy gesin in gemeente Van der Hoff verwelkom.

**Ds. Du Preez kyk terug oor ses jaar**

As jong predikant was ek vir bykans ses jaar in Phalaborwa. 'n Plek so warm dat die duiwel yskaste aanhou vir die ouens wat van daar af by hom beland. Hierna doen ek vir ses jaar diens as Polisiekapelaan - en preek behoorlik die wêreld vol. Ja, ook 'n paar keer in Groblersdal.

Dit was 'n Vrydagoggend, tydens 'n Nasionale skietkompetisie op die skietbaan in Polokwane, wat ek 'n oproep ontvang het dat ek na Van der Hoff gemeente beroep is. Hoewel ek toe al 'n paar keer hier gepreek het, en een keer vir Nandi en die seuns saamgebring het, sou die twee jonges eers 'n volgende besoek onthou. Dis toe hulle gesien het dat hulle elkeen hulle eie kamer in die pastorie sou hê! Maar vir eers sou ons, as familie, geskei wees. Op 31 Augustus 2008 was my intreepreek en Nandi en die seuns sou eers vier weke later tydens die skoolvakansie trek. So gebeur dit toe dat ek die eerste drie weke basies in my studeerkamer bly. Daar was my lessenaar en 'n klompie boeke, my rekenaar en 'n paar stoele van die kerk. In die aand word ook die matras en slaapsak uitgehaal.

Hierdie tyd leer ek ook iets van die gasvryheid en hardkoppigheid van onse Dal se boeregemeenskap. Hoewel ek al kon kosmaak van laerskooldae af, het die NHSV hulle heelhartig oor my ontferm, en is ek ook gedwing om elke weeksdag ten minste een maaltyd by "*Oppi-koffie*" te gaan eet, totdat Nandi en die seuns ook hierheen getrek het. Dawid Muller was ook nie links nie, en dring daarop aan dat ek met sy bakkie ry terwyl Nandi met ons kar terug is Polokwane toe. Die plattelandse hartlikheid en vriendelikheid waarmee ons as gesin ontvang is en my kinders se inskakel by die skool, was baie anders as die onpersoonlikheid van die stadsgemeenskap waaruit ons gekom het. Hier gebeur dit nog dat 'n mens dikwels van huisbesoek terugkom met groente in die kattebak. En dan was daar altyd tannie Marié se appeltert en tannie Mara se tuisgebakte brood wat voor Nagmaal by die pastorie afgelaai is.

Die grootste uitdaging in hierdie tyd was natuurlik die beplanning en bou van die nuwe kerk. 'n Projek wat sekerlik een van die grootste voorregte vir enige predikant is. Soos met so baie ander dinge in die gemeente is hierin ook saamgedink en -gewerk. En soos met die basaars, Kerssangdienste en ander funksies, was dit altyd 'n plesier om as predikantsgesin saam met u daarin te kon deel. Vir ons as gesin is en bly die ondersteuning van u, as gemeente en gemeenskap van gelowiges wat ons hier ervaar, 'n besondere voorreg.

As ek nou, na ses jaar, oor die gemeente uitkyk op Sondae-oggende, vertel elke gesig 'n verhaal. 'n Verhaal van tye gedeel, gesprekke gevoer en dikwels ook van saam lag en saam huil. Dankie vir die voorreg om in u huise in te kom en God se Woord te deel, u menswees te deel en ook saam familie van God te wees.

Met opregte liefde en die bede vir God se rykste seën vir ons gemeente en elkeen van ons broers en susters in Christus. *(Ds. Johan, Nandi, Jean en Eduan)*

## DEELTYDSE PREDIKANTE

**Ds. L.C. Alberts** (Maleoskop Opleidingskollege) 1990 - 1991, **Ds. J.B.M.H. van Schalkwyk** (gemeente Roedtan in kombinasie met Marble Hall en Van der Hoff) 1992 - 1994, **Ds. D.S. Smit** (1998 - 2006)

**Groeteboodskap, Ds. D.S. Smith**

Met dankbaarheid herdenk ons die bestaan van hierdie gemeente. Deur al die jare het die Here voorsien, versorg en beskerm. So kon die gemeente voortbestaan deur somtyds moeilike omstandighede en in voorspoed en teëspoed diener, bediener en draer wees van die blye boodskap van die Here Jesus Christus. Huidig is die Bybel steeds op die kansel, en in ons individuele lewe die rigsnoer en norm soos ons dit sing in Gesang 255 strofe 1:



"Woord van God, Woord van die lewe,
Woord vir ewig vas en waar,
Woord onfeilbaar en verhewe
waarin God Hom openbaar!"

Ons bid dat die Here ons help deur Sy Woord en Gees om Hom meer en meer te gehoorsaam en te dien. Ons betree die toekoms met vertroue. Jesus Christus hou self Sy kerk in stand! *(Ds. D.S. Smit)*

## SKRIBAS IN GEMEENTE VAN DER HOFF



*C.W. van der Neut*
*1933 - 1958*



*S.J.W. van der Neut*
*1958 - 1971*



*P.L.J. van Vuuren*
*1971 - 1982*



*G.D. Engelbrecht*
*1987 - 1989*



*D.J. Riekert*
*1990 - 2005*



*J. Lindeque*
*Vanaf 2009*

**Skribas waarvan foto's nie beskikbaar is nie:** J.F. van Eeden 1983 - 1985, T.J. Kleynhans 1985 - 1987, P.C. Coetzer 2005 - 2006, K. Pretorius 2006 - 2009

## Kassiere Vanaf 1933



H.M. (Hennie) Breedt



Japie Lindhout



Stoffel Kruger

C.W. van der Neut was ook die kassier tot en met 1958 toe hy weens siekte moes bedank. Hy word opgevolg deur J. Lindhout, P.C. Rossouw, C.H. Kruger, H.M. Breedt en T. Labuschagne.



**Huidige kassier:** M.Bronkhorst

## Administratiewe Beamptes

In 1982 besluit die Kerkraad om 'n Administratiewe beampte aan te stel, wat dan ook die kassierswerk sou behartig:

1982 - 1983 Mnr. Paul de Vos , 1983 - 1986 Mev. M. Buitendag.
1986 - 1989 Mev. J.E. van Schalkwyk

Mev. Lena Breedt, die huidige Administratiewe beampte skryf as volg: Amper vyf-en-twintig jaar gelede, op 1 Desember 1989, het ek by die gemeente begin werk as Administratiewe beampte.



*Mev. L. Breedt*

Gedurende die tyd het ek baie dinge gesien gebeur en verander. Ek het dopelinge gesien grootword, trou en hulle kinders doop. Verder het ek ook drie predikante sien kom en gaan, nl. Ds. M.J. van Schalkwyk, Ds. Deon Kloppers, Dr. Jaco Beyers en nou is daar Ds. Johan du Preez.

Ek is ook baie bevoorreg om die mooi, nuwe kerk se inwyding te kon beleef en wens die gemeente alle seën en voorspoed toe vir die jare wat kom.



In 2013 stel die Kerkraad 'n addisionele Administratiewe beampte aan in die persoon van Mev. Sarie Maartens. Haar hooftaak was om die gemeentestatistieke op 'n rekenaarprogram te kry en ook om die sms-stelsel as kommunikasiemiddel in die gemeente te hanteer. Nadat die koster, Mnr. J. Bothma, aan die begin van 2014 die tuig neerlê, word sy ook as die nuwe koster aangestel.

## KERKRAADSLEDE OOR AGT DEKADES




*Kerkraad in 1958 tydens die herdenking van die 25-jarige bestaan van die gemeente*



*Kerkraad in 1983 tydens die 50-jarige bestaan van die gemeente*

**Foto links: Diakens 2007**

**Agter:** M. Fourie, R. v.d. Baan, R. Venter
**Voor:** Dr. J. Beyers, J. Pretorius, P. Pieterse S. Claassen, A. Prinsloo



**Foto regs: Ouderlinge 2007**

**Agter:** B. Prinsloo, D. Olivier, B. Botha. M. Malan. B. Pretorius
**Derde ry:** K. Pretorius, P. Pretorius, F. Hattingh D. Potgieter, M. Coetzee, A. Smith, P. van Vuuren, R. Theron
**Tweede ry:** D. Muller, Dr. J. Beyers, F. Pretorius, J. Bothma
**Voor:** J. Booyse, G. Bredenkamp



## Kerkraad 1986



**Agter:** J.J. Pretorius, P.H. van Staden, S.J. Breedt, D.P.D. Holtzhauzen, S.J. Bothma, C.J. Fouché, J.G.P. Hartman, M.J. van Aarde, H.A. de Winter, S.Page, J.L. Swart, J.J. Wessels

**Vierde ry:** J.J.L. Lindeque, D.E. Steyn, J.L.C. Prinsloo, J. Grundling, J. Swanepoel, D.P.J. van Schalkwyk, B.J. Prinsloo, L.M. Botha, D. Valks, A.D. Kruger, J.M. Benade, P.T. Vermaak, P.J. Brits

**Derde ry:** D. Schoeman, J.C. van den Heever, D.J. Riekert, H.J.H. Fourie, J.H. Pistorius, F.J. Smith, J.J. Brits, J.B. Engelbrecht, H.J. Henn, P.W. Nel, D.J. Engelbrech, M. Schmidt

**Tweede ry:** J.P. Joubert, N.M. Nieman, J.A. de Beer, P.L.J. van Vuuren, T.W.J. Ogertop, J.H. de Lange, P.J.J. van Rensburg, F.E. Pretorius, G.J. Bredenkamp

**Voor:** L.A. Schoeman, J.J.G. Breedt, J.H. Maartens, J.L. Reyneke, Ds. M.J. van Schalkwyk, B.J. Prinsloo, M.J.A. Potgieter, R. Pieterse, J.S. Joubert, W.J. du Plessis

## Kerkraad 1993



**Agter:** S. Breedt, J.G.P. Hartman, P.W. Nel, J.H. de Lange, J.J. Wessels, J. van Woudenberg, J. van Staden, W. de Beer, F. Smith, S. Page, S. Baartman, J. de W. Swart R.Booysen, P.L. Viljoen

**Vierde ry:** W. Dreyer, C.T. Pretorius, L. Erasmus, W. Steyn, J. Prinsloo, H. Grobler, F. Short, L. van Zyl, W. v.d. Heever, J. v.d. Heever, J. de Beer, C. Botha, A. Human, W. Pretorius, L. Naudé

**Derde ry:** D. Lourens, S. de Beer, R. van Rooyen, W. Vosloo, G. Larkins, G. Bredenkamp, J. Jooste, D. van Zyl, J. Booyse, H. Venter, P. de la Port, A.D. Kruger, D. Muller

**Tweede ry:** H. van Zyl, R. Booysen, M. Bothma, D. Truter, L. van Staden, E. Botha, M. Muller, A. Naudé, M. Kruger, A. van Rensburg, A. van Woudenberg, E. van Zyl, A. Smith, B. Nel, C. Rautenbach

**Voor:** J.C. van Deventer, A.D. Olivier, J. Bothma, G.D. Engelbrecht, B.J. Prinsloo, D.J. Riekert, Ds. M.J. van Schalkwyk, Mev. L. van Schalkwyk, M.D. v.d. Merwe, P. van Vuuren, R. Pieterse, H.M. Breedt, E. Stroh



## Kerkraad 2014

**Agter:** J. Lindeque, K. Ehlers, M. van Staden, D. Muller, G. Nienaber, J. Bothma, D. Erasmus, W. de Beer, L. Lourens

**Middel:** M. Bronkhorst, W. Hartman, D. Riekert, B. Meyer, M. Bothma A. Smith, M. Prinsloo, R. Venter

**Voor:** A. Makins, P. Pieterse, F. Pretorius, W. Vosloo, B. Bekker Ds. J.P. du Preez, G. Lindeque, C. Fourie, S. du Toit, C. Maartens, J. Lessing

# So Hou Die Van Der Hoffers Basaar

**SIRKUSBASAAR**







Tydens hierdie basaar was daar 'n regte, egte sirkustent, kompleet met sirkusartieste, selfs 'n fortuinverteller en natuurlik 'n terrein vol hansworsgesigte!








*'n Nederlandse besoeker?*

Hierdie keer word ons saamgeneem op 'n onvergeetlike Wêreldreis na lande ver van hier

**VET-PRETBASAAR**





Dit was nou werklik 'n dag waarop almal 'vet'-pret gehad het. Een van die gewildste aantrekkingskragte was die rooi rodeobul. Die breë glimlagte wanneer hulle opklim, het gou verander in groot konsentrasie om net bo te probeer bly!



## 7e LAANBASAAR




Met Dezi en Marko as besoekers, was dit een van die interessantste basaars




Daar moes natuurlik 'n Hillside Times wees en sonder Neef Gert kon ons ook nie klaarkom nie.






## BLIKKIESDORPBASAAR








Daar was letterlik blikkies oral waar jy kyk: voorskote gemaak van koeldrankblikkieringetjies, hoede gemaak van blikkies. Blikkies, blikkies en nogmaals blikkies *(die lang wors kon egter nie in 'n blik kom nie!)*





*Oorspronklikheid met blikkies was volop*



**EILANDBASAAR**

Die Eilandbasaar was omtrent 'n belewenis! Die kerkterrein word omtower in 'n eiland met wuiwende palmbome, 'n waterval, 'n rivier en mooi, wit sand. Tydens die Eilanddinee word die gaste met 'n bootjie die stoep opgetrek en welkom geheet met 'n eksotiese drankie in 'n uitgeholde pynappel.





**Regs:** Sou dit nou die grotmanweergawe van '*hooladansers*' wees?



**BOEREBASAAR**

'n Basaar wat ingesluit het 'n kerkdiens gehou met 'n ossewa as preekstoel, paartjies wat weer in die huwelik bevestig word, 'n outydse houtfiets en nog vele meer *(en die paartjie regs het die oë laat rek!)*





**WELKOM IN SPROKIESLAND**

**Onder:** Gereed vir oorlog? *(weet nie hoe ver hulle gaan kom as hulle met die fiets hier langsaan gaan probeer ry nie)*









By elke basaar is daar hope pret - van toutrek, tot kaskar stoot (*met die bestuurder, Ds. Johan, geblinddoek en die res van die Du Preez gesin wat moet stoot en navigeer!*)



**2013 - DIE LAASTE BASAAR OP OU KERKTERREIN**





Vleis, koek en groente is altyd volop en die tafels is sommer gou leeg. En natuurlik is daar die kosstalletjies wat skrik vir niks. Besoekers weet al dat daar genoeg van alles is: pap en kaiings, sosaties, vetkoek, pannekoek, basaarpoeding, tuisgebakte brood. Noem maar op, dit is daar!

# Die Besonderse Nagmaaltafeldoek Van Gemeente Van Der Hoff



Hierdie ongelooflike tafeldoek is gehekel deur Mev. Joey Steyn (*foto bo*). Wat so merkwaardig is, is dat dit nie aparte blokke is wat aanmekaargelas is nie, maar een lang tafeldoek van 10.5 X 1.5 meter! Daarby is daar ook 12 servette van 60cm X 60cm elk Honderd ses en veertig bolle hekelgare van 50 gram elk is gebruik en dit het agtien maande se harde werk gekos om dit in 1968 te voltooi. Die tema is proteas, wat duidelik op die foto gesien kan word. Kyk gerus met 'n bietjie meer aandag na die tafeldoek volgende keer as u Nagmaal gebruik!

Dit is liefdesdiens soos min nog ervaar en wys weer eens hoe besonders die gemeentelede in Van der Hoff is (*maak maar self die som van hoeveel dit sou kos as tannie Joey per uur betaling moes ontvang!*).

## Die Nuwe Orrel Word Ingewy




Na die stigting van die orrelfonds in 1951 werk die NHSV baie hard om hul doel te verwesenlik. Die orrel is gelewer deur die firma Cooper, Gill en Tomkins en dit was 'n heuglike dag toe die pyporrel amptelik in 1957 in gebruik geneem word.

Die Orrelkommissie bestaan uit Mnr. G.J. Swart, Mnr. B.J. Naudé, Mnr. P.T. Barnardt, Mnr. en Mev. C.W. van der Neut en Ds. en Mev. P.S. van Staden.

Mev. Van Staden is die aanvanklike orrelis asook Mev. W. Kruger.

In Desember 1967 word 'n juweel van 'n orrelis in die gemeente aangestel in die persoon van Mev. Lorien Terblanché. Sy onthou nog dat haar dogter vier maande oud was en dat tannie Lettie Lourens na haar gekyk het terwyl Ma moes orrelspeel *(haar man, Tom, was ouderling en moes in die Kerkraadsbanke sit)*. Sy het die fyn kuns van begeleiding al vroeg in haar lewe bemeester. Die gemeentesang is iets besonders en is te danke aan die puik begeleiding van die orrelis. Sy sê dat die gemeentesang die heel beste was tydens die dienstydperk van Ds. Deon Kloppers. Besoekende predikante is gewoonlik vol lof vir die wyse waarop die orrelis bydra tot die puik gemeentesang.



*Mev. L. Terblancé*

*(Ons is inderdaad gelukkig en sal iets soos kloning moet oorweeg as sy die dag besluit om af te tree!)*

## DIENSGROEP VIR BEJAARDES




*Mnr. H en Mev. M. Grobler*

In die gemeente Van der Hoff is daar nie eintlik '*bejaardes*' nie, al is heelwat se ouderdomme bo 65 jaar. Hier is hulle so besig en bedrywig dat hul menige jongmens skaam laat kry. 'n Groot dryfveer agter hul werksaamhede was Susan Kleb, maar sy verhuis na die dood van haar man. In 2002 word die leisels oorgeneem deur Hennie en Mara Grobler.

Hulle onthou hoedat daar onder hulle leiding groot geldinsamelings geloods is, bv. die Sonskynfees, die Wildsfees in Marble Hall asook die Vliegfees. Daar is ook bestellings geneem vir kerrie-en-rys en vetkoek wat in die *(ou)* saal voorberei is. Tans word daar eenmaal per maand by Spar pannekoek gebak en worsbroodjies verkoop.

Hulle is dankbaar om te kan sê dat die gemeenskap hulle deur die jare getrou ondersteun het sodat daar altyd genoeg geld was om in die behoeftes van die bejaardes te voorsien. Daar was ook deur die jare geld beskikbaar om die bejaardes 'n bietjie ekstra te bederf. Aanvanklik het elkeen 'n vleispakkie ontvang, later 'n vrugteruiker en tans kry hulle elkeen

'n geskenkbewys met hulle verjaarsdae. Elke jaar word daar twee etes gehou: een vir die gemeenskap se bejaardes en 'n Kersete slegs vir die bejaardes van gemeente Van der Hoff. Groot dank gaan aan die borge wat altyd so mildelik voorsien: John van Spar, Manny van Pick 'n Save, Charles Rossouw, Henrie Pieterse, Something Fishy en Perfect Water. Sonder hulle gewaardeerde hulp sou dit nie moontlik wees om soveel aan die bejaardes te kan bied nie.

Hennie en Mara gee in 2014 die aflosstokkie oor aan Annelize Rautenbach en haar span. Hulle bring hulde aan al die persone wat hulle deur die jare getrou bygestaan het sodat hulle 'n sukses van hulle taak kon maak, in besonder die hulp aan bejaardes wat in finansiële nood verkeer. Hullle vertrou dat die nuwe bestuur van krag tot krag sal gaan om die goeie werk voort te sit en dat die Here se genade ook in hulle werk teenwoordig sal wees. *(Oom Piet van Vuuren was ook aktief betrokke by die Diensgroep vir Bejaardess)*

## Herfsakker Word Die Eiendom Van Gemeente Van Der Hoff




Herfsakker behoort aanvanklik aan Groblersdal Munisipaliteit *(nou Elias Motsoaledi)*. In 2000 neem die gemeente Van der Hoff die besluit om dit aan te koop en self die bestuur oor te neem. Mnr. Hennie Breedt is tot en met sy dood in 2012 die kassier asook die Administratiewe beampte.

Ook hier is oom Piet van Vuuren baie nou betrokke todat hy in 2013 verhuis. Tans is Mev. Magriet Bronkhorst die kassier en Mev. Marietjie Bothma het die rol van oom Piet oorgeneem. Daar is 43 wooneenhede in Herfsakker.

## Werksaamhede Van Die NHSV

Vanaf die kerkstigting in 1933 vorm die NHSV 'n integrale deel van die werksaamhede in die gemeente. Met onvermoeide ywer is hulle altyd besig om fondse in te samel wat aangewend word vir liefdadigheid of om aan behoeftes in die gemeente te voorsien. In die beginjare het die Susters tydens Nagmaalnaweke basaar en braaivleis gehou om fondse in te samel.




Later het tiekie-aande gevolg. Spysenìering vir troues en ander funksies was 'n groot bron van inkomste *(menige suster sal nog die seer voete en moeë lywe onthou, veral met Mev. Lettie van Schalkwyk aan die stuur van sake!)*

**Foto links:** *NHSV-lede in 1953*

Wonderlike kunstenaars het al opgetree as deel van die NHSV se fondsinsamelingsprojekte. Dink maar aan Gé Korsten, Rina Hugo en Laurika Rauch, om maar net 'n paar te noem. En dan was daar die heerlike Manne-ontbyte, Damestee-oggende, Valentynsdanse, Teelepeltjie-proe koskompetisies en nog vele meer. Elke funksie getuig van toewyding en samewerking. As daar 'n tekort aan hande is, is dit ook nie net die susters wat vir die NHSV werk nie, die mans is altyd gewillig om ook hulle deel te doen *(soos die foto hieronder kan getuig)*

Die monumente van die NHSV is daar om deur almal gesien te word en loop soos 'n goue draad deur die dekades van die gemeente se bestaan. Inderdaad kan ons sê dat haar waarde ver bo korale is.



*NHSV-Bestuur 1994*

**Agter:** *A. van Rensburg, A. Smith, L. Schmidt* E. Pretorius, A. Fourie

**Voor:** P. Pieterse, L. Terblanché, Mev. L. van Schalkwyk, E. Engelbrecht



**Foto bo:** *Fluks aan die werk tydens die CARA CARA fietswedren te Ruby River Lodge: C. van Niewenhuizen (nou Ds.) , Mevv. H. Breedt en J. Human*



**Foto regs:** Bestuur 2014

**Agter:** S. Maartens, A. de Beer, H. Hartman

**Voor:** S. Seaward, Mev. N. du Preez J. Pretorius

## PREDIKANTE VANUIT DIE GEMEENTE VAN DER HOFF

Deur die jare het ons gemeente heelwat predikante opgelewer:

Di. Coen de Lange, W.P. Prinsloo, P.R. Buitendag, C. Potterill, D. Taljard, R. Bester en C. Aldrich. In sy finale studiejaar woon Ds. Cobus van Niewenhuizen (*tans predikant in gemeente Hartbeespoort*) en sy gesin in Groblersdal. Hy lewer sy intreepreek in die gemeente, is deel van die kerkraad, is betrokke by die kategese en neem ook 'n paar preekbeurte waar. Ook Ds. Barry van Schalkwyk lewer sy intreepreek in die gemeente, siende dat sy pa, Ds. M.J. van Schalkwyk toe hier predikant was. Ook hier het die NHSV mildelik bygedra. Elkeen van die gemeentekinders se togas is aan hulle deur die Susters geskenk (ook vir Di. Van Schalkwyk en Van Nieuwenhuizen)

## En Weer Eens Ontstaan Die Behoefte Aan 'n Nuwe Kerk

Die ou kerk het nie te klein geword soos in die geval van die ander kerkgeboue nie. Waar die eerste kerk aanvanklik op plaasgrond gebou is, het talle besighede in die omgewing begin verrys soos wat die dorp uitgebrei het. Dit het meegebring dat die kerkterrein nie meer in 'n rustige en stil area was nie. Ernstige onderhoudwerk aan beide die kerk en die saal was ook dringend nodig en die koste verbonde daaraan was baie hoog. Die gemeente besluit eenparig om 'n aanbod vir die koop van die totale kerkterrein te aanvaar en in 2012 begin die bouwerk aan die nuwe kerk.

## Die Tyd Vir Laastes Breek Aan




Soos dinge maar gebeur, kom daar 'n laaste maal vir alles. Die laaste erediens in die ou kerk was 'n emosionele oomblik vir die meeste gemeentelede. Tydens daardie geleentheid is daar ook vir die laaste keer Nagmaal gevier.





Die laaste troue was toe Renier en Joyce Pretorius op 16 November 2013 in die huwelik bevestig is.

Die laaste doop was die seun van Christoff en Marianna Smit op 22 September 2013. Christoffel Johannes Smit se doop is waargeneem deur sy oupagrootjie, Ds. C.J. Smit, emeritus predikant van die Nederduitsch Hervormde Kerk





Die laaste begrafnis was dié van tannie Makkie Hartman op 28 Oktober 2013. Sy en haar man, oom Johan, het vir jare baie diep spore in die gemeente getrap. Dit was dan ook amper gepas dat sy die laaste persoon was wat uit die ou kerk begrawe sou word.

Vir 'n aantal maande moes daar in die saal kerk gehou word. Dit was natuurlik ook 'n interessante deel van ons gemeente se geskiedenis: Die kombuis moes ook dien as konsistorie. 'n klawerbord is in die plek van die orrel gebruik en daar was net een mikrofoon tussen die ouderling wat voorlees en Mev. Du Preez, wat voorsing. Die gemaklike kerkbanke is verruil vir saalstoele en party moes maar buite op die stoep sit as die plek binne te min was!

Intussen het die bouery by die nuwe kerk elke dag 'n bietjie verder gevorder:



*Uiteindelik is al die stene afgelaai!*



*Februarie 2012*



*Maart 2013*



*Julie 2013*

Die bouery by die nuwe kerk was in 2014 van so 'n aard dat die groot trek kon begin. En weer eens was die staatmakers daar om te help trek, te help uitpak en te help regskuif aan die ander kant.



*Die orrel*



*Die klok*



*Die tuin*

Geleidelik is alles uit die ou kerk oorgeskuif na die nuwe gebou totdat dit heeltemal leeg was (*nog net die loodglasvensters en die haan op die toring moet verwyder word wanneer die finale afbreek van die gebou klaar is*).



Stelselmatig is alles uit die ou kerk verwyder en gereed om stuk-vir-stuk hul plek in die nuwe kerk te kry.

In die een-en-tagtigste bestaansjaar van die gemeente kan hulle terugstaan en met trots sê: "Ons is klaar!" *(vir al die moeë lywe en stukkende hande was dit letterlik sowel as figuurlik!)*

## KERK NOMMER VYF - WAARLIK 'N LUS VIR DIE OOG



*Vooraansig*



*Pastorie*



*Syaansig*



*Muur van Herinnering*



**Bo:** *Die kerknaam wat eers op die muur by die ingang van die vorige kerk was*



*Die oue en die nuwe in wonderlike harmonie!*

Na al die harde werk breek die groot dag uiteindelik aan: 13 April 2014. Die bouwerk is klaar en dis die inwyding waarna almal uitgesien het.








**Foto middel:** Mnr. M. Patricio (Ontwikkelaar), Mev. N. du Preez, Mnr. H. Nell (Projekbestuurder)

Dit was 'n besonderse oomblik toe die deure amptelik oopgesluit is en almal na binne kon beweeg.






**Bo**: Die drie Kanselbybels van die gemeente Van der Hoff. Dit word vasgehou deur Ds. D.S. Smit *(links)*, Mnr. G. Bredenkamp *(die tweede oudste lidmaat* en Ds. J.P. du Preez




Die teksvers vir die eerste diens in die nuwe kerk was Matt. 11:5 "En aan die armes word die evangelie verkondig".







**Links:** Heel gepas is die twee vorige hoekstene, as die sowel as die huidige een, op die muur by die in gang kerk se ingang aangebring.

## DIE EERSTE EREDIENS






**Verrigtinge in die kerk het as volg verloop:**
Verwelkoming deur die Skriba, Mnr. J. Lindeque. Die Wet en Belydenis deur Ouderling D.J. Riekert, Votum en Seëngroet asook die Skrifvoorlesing deur Ds. D.S. Smit. Die preek word gelewer is deur Ds. J.P. du Preez.

Groeteboodskappe is van die volgende persone ontvang:

| | |
|---|---|
| Namens die Susterskerke in Groblersdal: | Ds. L. du Plessis |
| Namens die Ringskommissie van Middelburg: | Oudl. D. Prinsloo |
| Namens die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering: | Oudl. A. Valks |





Na afloop van die erediens en groeteboodskappe is die tafelgebed gedoen deur Ouderling K. Ehlers. Die Susters het 'n heerlike ete in die nuwe saal voorgesit, soos altyd keurig voorberei.

Die eerste groot geleentheid na die inwyding was die basaar op 31 Mei 2014. Die saal was 'n kaleidoskoop van helderkleurige stalletjies om die tema: '*81 jaar van Seëninge*' uit te beeld. Ook buite was daar die gebruiklike geur van wors en kaiings, tente waar besoekers kon ontspan en nog veelkleurige stalletjies. En 'n veiling, met Mnr. A. de Beer as afslaer, wat heelwat belangstellendes gelok het!












Mnr. en Mev. W. van Rensburg



Die tombolatafel was baie gewild



Volop groente!



Ds. Johan geniet duidelik die inkleur








*'n Groot verskeidenheid eetgoed was, soos altyd, volop en daar was ook genoeg speelplek vir die kinders*

Van der Hoff, 'n gemeente gestig in die depressiejare, wat die Tweede Wêreldoorlog beleef het, en die dorp Groblersdal sien groei het. Die pad wat hul moes loop was nie altyd met rose besaai nie, maar deur goeie en slegte tye het hulle nog altyd stewig en vas bly staan. 'n Gemeente wat weet dat deur een en tagtig jaar die Here nog altyd Sy hand oor hul uitgestrek gehou het. Daarom kan ons opreg sê: *"Loof die Here want Hy is goed. Aan Sy liefde is daar geen einde nie". (Psalm 136:1)*

**Eerste Kerkraad en Kerk (Tabakstoor) 1933 – 1935. Tweede kerkgebou 1935 – 1942.**





**Derde kerkgebou (huidige saal) 1942 - 1953 en vierde kerkgebou (1953 – 2014) waar ons tans kerk met voorstelling van nuwe kerkgebou wat DV in 2014 klaar sal wees.**







Hierdie gedenkalbum is in opdrag van die Kerkraad, gemeente Van der Hoff, nagevors en saamgestel deur die volgende persone:

Ds. J.P. du Preez
Mnr. D.J. Riekert
Mev. A. Smith
Mev. J. Pohl

## BRONNE GEBRUIK IN NAVORSING

* Notules, Artikels en Uitreksels uit Hervormers - Argief van die Nederduitsch Hervormde Kerk
* Gedenkalbum van Gemeente Van der Hoff: 50 Jaar 1983
* Gedenkalbum van die Nederduitsch Hervormde Kerk: 1886 - 1986
* Gedenkblaadjie van die Gemeente Van der Hoff: 1993 - 2008
* Van Riebeeckfees Gedenkalbum: 1952
* Die bydraes en foto's van gemeentelede



